# Dodo

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie



'n 17e eeuse afbeelding van die Dodo.

Die **Dodo** (*Raphus cucullatus*) is 'n uitgestorwe vluglose voël wat net op die eiland Mauritius voorgekom het. Sommige genetiese subspesies soos die Rodriques Solitaire het ook uitgesterf en die twee saam het die subfamilie *Raphinae*, verwant aan duiwe, gevorm. Die naaste lewende familielid van die dodo is die Nicobar-duif.

Fossiele wat gevind is bewys dat die dodo ongeveer 1 meter hoog was en ongeveer 10–18 kg moes geweeg het. Verskeie tekeninge, skilderye en geskrewe verslae uit die 17de eeu bevestig die bestaan van die dodo. Hierdie grafiese bewyse verskil egter heelwat, wat dit onmoontlik maak om ‘n presiese omskrywing van die voorkoms van die dodo te verskaf. Dodos word uitgebeeld met bruin-grys vere, geel voete, 'n klossie stertvere, 'n grys, kaal kop, en 'n swart, geel en groen bek.

Min is ook bekend oor sy habitat en gedrag. Klippies in die dodo se krop is gebruik om sy kos te verteer. Voedsel het die meestal uit vrugte en sade bestaan. Sy habitat was die woud in die droër kusgebiede van Mauritius gewees. Die nes word beskryf as dat ‘n enkele eier gelê word. Daar word vermoed dat die dodo deur evolusie ‘n vluglose voël geword het as gevolg van die geredelike beskikbaarheid van oorvloed voedselbronne en 'n relatiewe afwesigheid van roofdiere op Mauritius.

Die eerste aangetekende vermelding van die Dodo was deur Nederlandse matrose in 1598. In die opvolgende jare is die voëls gejag deur matrose, hul mak diere, en indringerspesies wat gedurende daardie tyd na Mauritius gebring is. Die laaste waarneming van 'n dodo was in 1662. Geen sekerheid bestaan oor die presiese datum van uitsterwing nie.

In die 19de eeu is navorsing gedoen oor 'n klein hoeveelheid oorskot van vier voëls wat in die vroeë 17de eeu na Europa gebring is. Een van hierdie is 'n gedroogde kop, die enigste sagte

**Dodo**

**Tydperk: Laat Holoseen**


Model gebaseer op 'n Dodo se skelet en moderne navorsing deur die Oxford Universiteit se *Museum of Natural History*

**Bewaringstatus**




Uitgestorwe (IUCN 3.1)

**Wetenskaplike klassifikasie**

| | |
|---|---|
| Domein: | Eukaryota |
| Koninkryk: | Animalia |
| Filum: | Chordata |
| Klas: | Aves |
| Orde: | Columbiformes |
| Familie: | Columbidae |
| Subfamilie: | Raphinae† |
| Genus: | ***Raphus***† Brisson, 1760 |
| Spesie: | ***R. cucullatus***† |

**Binomiale naam**

***Raphus cucullatus***

weefsel van die dodo wat vandag bestaan. Sedertdien is 'n groot hoeveelheid van die fossiele versamel uit Mauritius, meestal uit die Mare aux Songes-moeras.

Dodo-namaaksels word tans in Mauritius as toeriste-items verkoop.

(Linnaeus, 1758)

**Sinonieme**

- *Struthio cucullatus* Linnaeus, 1758
- *Didus ineptus* Linnaeus, 1766

| | |
|---|---|
| **Normdata** | GND: 4150705-8 (https://d-nb.info/gnd/4150705-8) · LCCN: sh85038757 (https://id.loc.gov/authorities/subjects/sh85038757) |

Ontsluit van "https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Dodo&oldid=1782518"

**Die bladsy is laas op 7 September 2018 om 02:28 bygewerk.**

Die teks is beskikbaar onder die lisensie Creative Commons Erkenning-Insgelyks Deel. Aanvullende voorwaardes kan moontlik ook van toepassing wees. Sien die Algemene Voorwaardes vir meer inligting.